WIKIPEDIA

# Alemanniese Duits

in Wikipedia, die vrye ensiklopedie

**Alemanniese Duits** (Duits en Alemannies: *Alemannisch*) is 'n groep dialekte van die Opperduitse tak van die Germaanse taalfamilie. Dit word deur ongeveer tien miljoen mense in ses verskillende lande gepraat insluitend suidelike Duitsland, Switserland, Oostenryk, Liechtenstein, Frankryk en Italië. Die naam kom van die antieke Duitse alliansie van stamme wat as die Alemanne bekend gestaan het.

| **Alemannies** *Alemannisch* | |
|---|---|
| Gepraat in: | Switserland<br>Duitsland<br>▪ Baden-Württemberg<br>Oostenryk<br>▪ Vorarlberg<br>Liechtenstein<br>Frankryk<br>▪ Elsas<br>Italië<br>▪ Piëmont<br>Venezuela<br>▪ Colonia Tovar |
| Totale sprekers: | sowat 10 miljoen |
| Taalfamilie: | Indo-Europees<br>Germaans<br>Wes-Germaans<br>Duits<br>Opperduits<br>**Alemannies** |
| Skrifstelsel: | Latynse alfabet |
| **Taalkodes** | |
| ISO 639-1: | *geen* |
| ISO 639-2: | gsw & gem |
| ISO 639-3: | swg, wae, gct gsw, swg, wae, gct (http://www.sil.org/iso639-3/documentation.asp?id=gsw,) |

## Inhoud



## Status

Alemannies bestaan uit 'n dialekkontinuum, van die Hoogste-Alemannies wat in die bergagtige suide gepraat word tot Swabies in die betreklik plat noorde, met meer karakteristieke van Standaardduits hoe meer noord mens gaan.

Sommige taalkundiges en organisasies onderskei tussen tale en dialekte hoofsaaklik op grond van onderlinge verstaanbaarheid. SIL International en Unesco beskryf Alemanniese Duits byvoorbeeld as een van verskeie onafhanklike tale. ISO/DIS 639-3 onderskei vier tale: gsw "Alemannies", swg "Swabies", wae "Walser" en gct "Colonia Tovar Duits" (wat sedert 1843 in Venezuela gepraat word).

Op die vlak is die onderskeid tussen 'n taal en 'n dialek taalkundig betekenisloos en verteenwoordig dit eerder 'n kulturele en politiese vraagstuk. Standaardduits is die skryftaal en word mondelings in formele omstandighede gebruik. In al die Alemanniese gebiede (met die uitsondering van Elsas), en Alemanniese variëteite word in die algemeen beskou as Duitse dialekte (meer nougeset, 'n dialekgroep binne Opperduits) eerder as afsonderlike tale.

## Variante

Alemannies bestaan uit die volgende variante:

- Swabies (meestal in Swabe, in Duitsland). Ander as meeste ander Alemanniese dialekte, behou dit nie die Middel-Hoogduitse monoftonge *û, î* nie maar skuif dit na [ou], [ei] (teenoor Standaardduits [aʊ], [aɪ]). Om hierdie rede word "Swabies" soms in teenstelling met "Alemannies" gestel.

- Nederalemanniese dialekte. Behou Duitse aanvanklike /k/ as [kʰ] (of [kx]) eerder as om dit te frikativiseer na [x] soos in Hoogalemannies. Subvariante:
  - Elsassiese Duits (in Elsas, Frankryk)
  - Alemán Coloniero (in Venezuela)
  - Baselduits (in Basel, Switserland)
- Seealemannisch (in Suidelike Württemberg, Suidoostelike Baden, Noordwestelike Vorarlberg)
- Hoogalemannies (meestal in Switserland, dele van Vorarlberg, en in die suidelike dele van die Swartwoud in Duitsland). Voltooi die Tweede Germaanse klankverskuiwing deur die aanvanklike /k/ na [x] te frikativiseer. Subvariante:
  - Bernduits
  - Zürichduits
  - Vorarlbergisch
- Hoogste-Alemannies (in die Walliskanton, in die Walsernedersettings, in die Bernse Boland en in die Duitsspreknde deel van die Fribourgkanton). Het nie hiaatdiftong van ander Duitse dialekte nie met [ʃniːə(n)], [buːə(n)] en nie [ʃneijə bouwə] nie. Subvariante:
  - Walliserduits
    - Walserduits.



**Nota**: Hierdie bladsy kan IFA fonetiese simbole in Unicode bevat.




Die Westelike Opperduitse taalgebied met die Alemanniese dialekte in skakerings van rooi

- Swabiese Duits (25)
- Nederalemanniese Duits (26)
- Elsassiese Duits (27)
- Hoogalemanniese Duits (28)
- Hoogste-Alemanniese Duits (29)
- Noord-Beiers (30)
- Sentraal-Beiers (31)
- Suid-Beiers (32)

Let daarop dat die Alemanniese dialekte van Switserland baie keer Switserse Duits of *Schwyzerdütsch* genoem word.

## Geskrewe Alemannies

Die oudste bekende tekste in Alemannies is kort Ouers Futhark inskripsies uit die 6de eeu. In die Oud-Hoogduitse tydperk is die eerste koherente tekste opgeneem in die Abdy van St. Gallen, waar onder die 8ste eeu Onse vader,

Fater unser, thu bist in himile
uuihi namu dinan
qhueme rihhi di$^{i}$n
uuerde uuillo diin,
so in himile, sosa in erdu
prooth unseer emezzihic kip uns hiutu
oblaz uns sculdi unsero
so uuir oblazem uns skuldikem
enti ni unsih firleit in khorunka
uzzer losi unsih fona ubile

As gevolg van die belangrikheid van die Karolingiese abdye van St. Gallen en Reichenau, het 'n aansienlike deel van die Oud-Hoogduitse corpus Alemanniese trekke gehad. Alemannies Middel-Hoogduits is minder belangrik, ten spyte van die Codex Manesse wat deur Johannes Hadlaub van Zürich opgestel is. Die opkoms van die Oud-Switserse Konfederasie van die 14de eeu het gelei tot die skep van die Alemanniese Switserse Geïllustreerde Kronieke. Ulrich Zwingli se Bybelvertaling uit die 1520's (die 1531 Froschauer Bybel) was in 'n Alemanniese variant van vroeë moderne Hoogduits. Van die 17de eeu is geskrewe Alemannies deur Standaardduits, wat van die 16de eeu te voorskyn gekom het, verplaas veral na Luther se Bybelvertaling van die 1520's. Die 1665 hersiening van die Froschauer Bybel het ontslae geraak van die Alemanniese elemente en die taal wat deur Luther benader. Om die rede het daar geen bindende ortografiese standaard vir die skryf van modern Alemannies te voorskyn gekom nie. Ortografië wat in gebruik is verteenwoordig 'n kompromis tussen presiese fonologiese notasie, en ooreenkoms met die bekende Standaardduitse ortografie (veral vir leenwaorde).

Johann Peter Hebel het sy *Alemannische Gedichte* in 1803 gepubliseer. Switserse outeurs gebruik baie keer doelbewus Helvetismes in Standaardduits, noemenswaardig Jeremias Gotthelf in sy romans wat in Emmental afspeel, en meer onlangs Tim Krohn in sy *Quatemberkinder*.

## Eienskappe

- Die verkleiningsvorm word baie in alle Alemanniese dialekte gebruik. Noordelike en oostelike dialekte gebruik die agtervoegsel *-le*; suidelike dialekte gebruik die agtervoedsel *-li* (Standaardduitse agtervoegsel *-chen*). Afhangend van die dialek, kan 'huisie' *Häusle*, *Hüüsle*, *Hüüsli* of *Hiisli* wees.
- 'n Beduidende verskil tussen die hoë en lae (neder-) variante is die uitspreek van *ch* na die voorklinker (*i*, *e*, *ä*, *ö* en *ü*) en konsonante. In Standaardduits en in die laer variante, is dit 'n palatale [ç] (die *Ich-Laut*), terwyl hoër variante, 'n velar of uvular [χ] of [x] (die *ach-Laut*) gebruik.
- Die werkwoord *om te wees* (is) word verskillend vervoeg in die onderskeie dialekte:

**Die vervoeging van die werkwoord *om te wees* in Alemanniese dialekte**

| Afrikaans (Standaardduits) | Nederswabies | Allgäuerisch | Neder-Markgräflerland | Voralpenland | Oostelike Switserse Duits | Westelike Switserse Duits | Sensler |
|---|---|---|---|---|---|---|---|
| **Ek is** (ich bin) | I ben | I bin | Ich bi | I bee | I bi | I(g) bi | I bû |
| **Jy is** (du bist) | du bisch | du bisch | du bisch | dou bisch | du bisch | du bisch | dù bûsch |
| **Hy is** (er ist) | er isch | är isch | är isch | är isch | är isch | är isch | är isch |
| **Ons is** (wir sind) | mir send | mir send/sönd | mir sin | mr send | m(i)r send/sön/sinn | mir sy | wier sy |
| **Julle is** (ihr seid) | ihr send | ihr send | ihr sin | ihr send | i(i)r sönd/sind | dihr syt | ier syt |
| **Hulle is** (sie sind) | dui send | dui send | si sin | dia send | di sönd | si sy | si sy |
| **Ek was (I have been)** (ich bin ... gewesen) | i ben gwä | i bi gsi | ich bi gsi | i bee gsei | i bi gsi | i(g) bi gsi/gsy | i bû gsyy |

## Eksterne skakels

- Wikimedia Commons het meer media in die kategorie Alemanniese Duits.
- Alemanniese gedigte en Alemanniese ensiklopedie -Duits- (http://www.deheim.de/alemannisch/)

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Duitsland&action=edit) **Tale van Duitsland**

| | | |
|---|---|---|
| **Amptelike taal** | | Duits |
| **Streeks-/ minderheidstale** | **Erken** | Deens · Fries (Noord-Fries · Saterfries) · Nederduits · Romani · Sorbies (Opper · Neder) |
| | **Onerken** | Alemannies · Beiers · Duitse gebaretaal · Limburgs · Maas-Rynlands · Luxemburgs · Ripuaries |

v · t · e (https://af.wikipedia.org/w/index.php?title=Sjabloon:Tale_van_Oostenryk&action=edit) **Tale van Oostenryk**

| | |
|---|---|
| **Amptelike tale** | Oostenrykse Duits |
| **Streekstale** | Burgenland-Kroaties · Hongaars · Romani · Slowaaks · Sloweens · Tsjeggies |
| **Nie-amptelike dialekte** | Alemannies · Beiers |
| **Gebaretale** | Oostenrykse gebaretaal |

Sien ook: Minderheidstale van Oostenryk

**Normdata** BNF: cb11930857n (https://catalogue.bnf.fr/ark:/12148/cb11930857n) (data) (https://data.bnf.fr/ark:/12148/cb11930857n) · GND: 4112483-2 (https://d-nb.info/gnd/4112483-2)